K. Papp.

# HERDENKING
# van die
# VYFTIGSTE BESTAANSJAAR
# van die
# GEMEENTE VAN SABIE
# 1935 - 1985






## NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA

Ds. Kalman Papp.

Baie dankie vir jou harde werk as Skriba van die Ring. Dankie vir jou hulp as Konsulent. Sterkte.

G.J. van Graasveld.
Sabie

24 Nov. 1985.

# HERDENKING
**van die**
# VYFTIGSTE BESTAANSJAAR
**van die**
# GEMEENTE VAN SABIE
# 1935 - 1985




# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA

**saamgestel deur**

## J F T BARTMANN
**1985**

# INHOUD

# VOORWOORD

Vyftig jaar in die lewe van 'n mens is 'n lang tyd. Vyftig jaar in die lewe van 'n gemeente is nie lank nie. As 'n mens vyftig jaar oud is, is jy normaalweg ver oor die helfte van jou lewe. Dan is jy op die afdraande pad. Daarteenoor is vyftig jaar in die lewe van 'n gemeente eintlik maar 'n kort tydjie. En tog, daar kan so baie gebeur in 'n gemeente in vyftig jaar se tyd.

As ons daaraan dink dat die gemeente aan die Here behoort, en dat begenadigde sondaars die voorreg gehad het om in die tyd in die gemeente te werk, en hoeveel van die stigterslede nie meer daar is nie, dan is dit mos 'n lang tyd.

Twee stigterslede, dr Johannes Dreyer en dr L M le Roux, is sover ons kon vasstel nog die enigste twee lede wat lewe. Dr Johannes Dreyer was die skriba van die destydse Ring van Lydenburg en wyle ds A J Barger was die voorsitter. Onder hulle leiding is die gemeente gestig op 23 November 1935. Ds le Roux, nou doktor, was ook op die vergadering en is benoem as eerste Konsulent. Onder sy bekwame leiding is die fondamente van die jong gemeente gelê.

Na dr le Roux het hier baie konsulente met groot seën kom werk. Saam met die konsulente het 'n skare van Kerkraadslede gewerk. 'n Groter skare van lidmate het help bou aan die gemeente tot vandag. Baie van hulle is nie meer daar nie. Ons dink aan hulle met opregte dankbaarheid aan die Here, dat Hy wat eintlik self Sy werk kan doen, mense daar gestel het, dat hulle in Sy groot goedheid en genade gebruik is om Sy duurgekoopte gemeente op te bou.

Na die uiterlike het hier nie skouspelagtige dinge gebeur nie. Die gemeente het uiterlik nie baie gegroei nie omdat hier nie groot ontwikkelings plaasgevind het nie.

Hier vind baie verskuiwings as gevolg van verplasings plaas en dit is nie snaaks om tot 25% van die lidmate per jaar te verloor nie. Maar nieteenstaande dit alles het die gemeente bly bestaan deur God se goedheid en genade. Daarvoor is ons baie dankbaar.

**Ds G J van Jaarsveld.**



**Ds en mevrou L M le Roux.**

# HISTORIESE OORSIG VAN SABIE-GEMEENTE

Die stigting van 'n Nederduitsch Hervormde-gemeente te Sabie het op 23 November 1935 te Sabie plaasgevind. Die verrigtinge het onder leiding van ds A J Barger, die Voorsitter van die Ring van Lydenburg, plaasgevind, terwyl ds J G M Dreyer as Skriba opgetree het. Ds L M le Roux is as die eerste Konsulent van die nuwe gemeente aangewys.

Gemeentelede moes van die begin af oor 'n groot gebied in verskillende kampe en bosbounedersettings deur konsulentpredikante bearbei word. Gereelde dienste en nagmaalvieringe is egter nogtans gehou en 'n kerklike organisasie en eenheid is deur die jare opgebou.

Die behoefte aan 'n eie kerkgebou het reeds vroeg by die gemeente posgevat, maar dit was eers teen die einde van 1949 dat hierdie planne gestalte begin kry het. Die Kerkraad het van die gemeente opdrag gekry om 'n geskikte erf, planne en kwotasies vir 'n gebou te verkry. Die gemeente het uiteindelik op 27 Januarie 1951 die groot vreugde gesmaak om hul eie kerkgebou onder leiding van ds P G van Staden en ds J D Storm in te wy.

Die verdere verloop van die gemeente se geskiedenis is gekenmerk deur die strewe om 'n permanente geestelike bearbeiding vir die gemeente te verkry. Hierdie ideaal is grootliks bereik deurdat die gemeente onder andere 'n kombinasie met Nelspruit, en later ook saam met Plaston, gevorm het en ds J P B Viljoen as leraar beroep het.

Die gemeente het gedurende 1960 hul vyf-en-twintigste bestaansjaar gevier.

'n Verdere hoogtepunt is in 1976 bereik toe ds G J van Jaarsveld as permanente leraar van Sabie-gemeente bevestig is. Die bestaande kerkeiendomme, nl. die kerkgebou en die pastorie, kon ook self verder ontwikkel word en die gemeente kon ook op geestelike gebied op 'n vaste grondslag verder bearbei word.

Die datums 23 en 24 November 1985 is 'n verdere mylpaal in die geskiedenis van die gemeente van Sabie. Presies vyftig jaar gelede, op dieselfde datums wat ook destyds op 'n Saterdag en 'n Sondag geval het, het die gemeente sy beslag gekry en die gemeente het die voorreg om in 1985 sy eerste halfeeu van bestaan met dankbaarheid te vier.

# DIE STIGTING VAN DIE GEMEENTE

Die stigting van 'n gemeente van die Nederduitsch Hervormde Kerk op Sabie het op Saterdag 23 November 1935 in die kerkgebou van die Nerderduits Hervormde of Gereformeerde Kerk plaasgevind. Beide die notuleboeke van die Ring van Lydenburg (1929-1937) en dié van die nuwe gestigte gemeente van Sabie het die volgende interessante en historiese gebeure tydens die stigtingsvergadering aangeteken:
Die Hoog Eerwaarde Voorsitter Ds A J Barger open die vergadering deur te laat sing van Psalm 68:10. Daarna lees hy voor uit 2 Kor. 5 vanaf vers 11 en uit Genesis 37 vanaf vers 12. Na gebed word gesing uit Gesang 67:2.
As tekswoord word geneem Genesis 37:16: "Wat soek jy?
Ek soek my broers."

As volg spreek die Hoog Eerwaarde Voorsitter die vergadering toe: Die seuns van Jakob pas die vee by Sigem op. Josef word daarheen gestuur deur sy vader om te verneem na hulle welstand. Josef vind sy broers nie by Sigem. Op sy vraag waar sy broers is, word hom gesê dat hulle by Dotan is.

In hierdie tekswoord val ons in die eerste plek op die liefde van die vader vir sy kinders. In die vyfde gebod leer God die mens om sy ouers te eer en lief te hê, maar nêrens in die Skrif word die ouers geleer om hulle kinders lief te hê nie. Die Skrif beskou dit as vanselfsprekend.

Die soekende liefde van God, die Vader, vind ons orals in die Skrif, reeds al na die val van die mens in die Paradys.

Ten tweede val in hierdie teks op die selfopoffering van Josef. As hy sy broers nie by Sigem vind nie, gaan hy nie huistoe nie. Hy bly soek met selfopoffering om sy broers te vind.

Josef is 'n skaduwee van Christus. Soos Josef gesoek het na sy broers, so het Christus gekom om die mens te soek en te red. Soos hy deur sy broers gehaat, gevang is, so ook Christus deur sy broers, sy volk.

In die naam van Christus het ons ook gekom om ons broers hier te soek. Die hoogste liefde is om 'n versoening met God te bewerkstellig. Ons het gekom om 'n gemeente van ons Hervormde

Kerk te stig. Hier is wel 'n susterskerk, maar dit is nog nie ons eie kerk nie. Ons kerk en sy karakter is 'n voortsetting van die kerk wat Van Riebeeck gestig en wat die Voortrekkers voortgeplant het.

Twee uitstaande karaktertrekke van ons kerk is: teenstand teen gelykstelling en geen oorheersing van vreemdes in die kerk nie. Ons kerk is nie teen evangelisasie van die naturel nie, maar teen die metode van sendingwerk wat uitloop op gelykstelling. Ons kerk wil getrou bly aan die tradisies en beginsels van ons voorgeslagte. Daarom is ons kerk afkerig van die metodistiese gevoelsprediking maar ook teen die oorheersing van die dogma, wat uitloop op 'n droë dogmatisme. In hierdie gees kom ons om ons broers te soek.

Josef het opdrag gekry om aan Jakob, sy vader, weer berig te bring. Dis ook ons plig. Ons Hemelse Vader wag op berig van ons. Mag hierdie gemeente 'n sieraad van ons kerk word. Die Heer het uitgegaan om ons te soek. Hy stuur ook ons om hier ons broers te soek.

Nou word gesing van Gesang 49:4

Hierna neem die stigtingsvergadering 'n aanvang. Teenwoordig is die Hoog Eerwaarde Voorsitter van die Ring van Lydenburg, ds. A J Barger, ds. Abr. Ras, ds. L M le Roux, oudl. S J Joubert, lid van die Ringskommissie, die Hoog Eerwaarde Skriba ds. Joh. Dreyer, oudl. Broodryk van Lydenburg en ongeveer 25 belangstellendes.

Die Hoog Eerwaarde Voorsitter sê dat ons in opdrag van die ringsvergadering hier is om 'n gemeente alhier te stig. Hy vra 'n voorstel van een van die teenwoordige broeders om oor te gaan tot stigting. Br. D S L de Bruyn stel voor gesekondeer deur br. P J P Pretorius om te stig. Twaalf manlike lidmate stem daarvoor om 'n gemeente te stig. Br. P J P Pretorius gesekondeer deur br. De Bruyn stel voor dat die naam van die nuwe gemeente sal wees Sabie. Die vergadering besluit met algemene stemme daartoe.
As grenslyne word bepaal die bergreeks wat anderkant Pelgrimsrust by Vaalhoek lê m.a.w. die distrikslyn Pilgrim's Rest.

In die wyk Sabie word as kerkraadslede voorgestel: as ouderling J C Jordaan en as diaken Jacobus Weber. Met algemene stemme word albei gekies.

Vir die wyk Nelsrivier, Brookdale word as ouderlinng voorgestel br. Gert van den Berg van Nelsrivier, as diaken vir die afdeling Nelsrivier C J Strydom en vir die afdeling Brookdale J G van den Berg as diaken. Al drie brs. word as sulks met meerderheid van stemme verkies.

As konsulent is deur die Ringskommissie benoem ds. L M le Roux. As Skriba word voorgestel br. D S L de Bruyn as verkies met algemene stemme. As kassier word voorgestel br. D J Pretorius en met algemene stemme verkies.

Die lidmaatskapsbydrae sal wees 1/- per lid per maand.

Die Hoog Eerwaarde Voorsitter waardeer die samewerking van die susterskerk vir die gebruik van die kerkgebou. Ons hoop om in dieselfde gees van samewerking hier te kom werk. Ons wil nie teenoor, maar naas mekaar staan.

Ds. Ras spreek 'n woord van gelukwensing uit. Hy wens die gemeente, die konsulent, die verkose kerkraadslede, die skriba en kassier geluk. Die Hoog Eerwaarde Skriba spreek sy waardering uit vir die getrouheid van die lede van ons kerk in hierdie omgewing. Onder moeilike omstandighede het hulle getrou gebly by die kerk van ons vadere. Hy hoop dat hulle in dieselfde gees van getrouheid hulle werk met geesdrif sal voortset.

As slot word gesing Gesang 96, waarna ds. Ras voorgaan in dankgebed.

# HERINNERINGE VAN DR L M LE ROUX

Terwyl ek as proponent die gemeentes Turffontein en Kensington gedurende die verloftyd van ds Louis Brandt bearbei het, het die Ring van die gemeente waarbinne Sabie en omgewing geressorteer het, my gevra om lidmate in die omgewing van Sabie te gaan opspoor.

Vanweë die depressie en geweldige droogte van die begin dertigerjare, het baie boere en ander werklose mense werk by die Departement Bosbou gevind. In die omgewing van Sabie en Graskop het reuse aanplantings van dennebome met bloekomstroke vir beskerming teen brande plaasgevind. Duisende mense het hier vir 'n karige loon kom werk. Oral het nedersettings onstaan waar honderde sinkhuise opgerig was om woonplek vir die gesinne te bied. Dit was netjiese sinkhuise wat binne met dennehout uitgevoer was. In elke nedersetting was daar van dieselfde materiaal 'n saal waar eredienste en kulturele samekomste kon plaasvind. Daar was dan verder gemeenskaplike wasplekke waar die inwoners hulle klere kon was. Geen bediendes kon hier toegelaat word nie.

Die werksloon was vyftig sjielings. Baie het ure oortyd gewerk om die inkomste te verhoog. By die dowwe lig van 'n lantern het baie tot elfuur in die aand of selfs later boompies teen die hange van die pragtige grasbedekte berge geplant. Baie het op die wyse hul loon tot selfs vierkeer so groot vermeerder.

Behalwe die bosboubeampte en die welvaartbeampte, soos hulle genoem was, het niemand oor 'n motorvoertuig beskik nie. Hulle moes maar in gevalle van ernstige siekte die plek van die ambulans vervul.

In die nedersettings was daar ook voorsiening vir die laerskoolopleiding van die kinders. Die skoolgeboue was ook van dieselfde materiaal gebou. Die onderwysers het met beraad en voorligting die gemeenskap op baie terreine gedien. Geleidelik het daar ook ontspanningsgeriewe gekom. Hier het die onderwysers 'n groot rol vervul.

In so 'n wêreld het ek as 'n jong proponent wat na my akademiese studie 'n paar maande van ondervinding in gemeentelike arbeid gehad het, in hierdie natuurskone Sabie-omgewing met die

destydse nedersettings, talle huise binnegegaan en oor die tweehonderd Hervormers opgespoor. Bedags het ek ry vir ry huise deurgegaan en in die aand 'n erediens in die saal gehou. Die behoefte aan geestelike bearbeiding was groot en die saal was in die aand en Sondae stampvol. My tuisgang moes ek maar in elke nedersetting self gaan reël. Die gashere en -vroue was arm maar netjies en gasvry. Sterk vriendskapsbande het ontstaan.

Daar was oral groot behoefte aan die bediening van die sakramente. Hierin kon ek as proponent nie voorsien nie. Die behoefte aan 'n gemeente met sy ouderlinge en 'n konsulent is deur leidende persone uitgespreek. Nadat ek my opdrag voltooi het, het ek 'n uitvoerige rapport oor die situasie en sy moontlikhede aan die Ringskommissie gestuur. Die Ringskommissie het toe besluit dat daar 'n gemeente op 24 November 1935 gestig moet word.

Ek is op 23 Augustus in die gemeente van Trichardtsfontein georden. Saam met wyle ds Barger, Voorsitter van die Ring, het ek op 23 November 1935 na Sabie gereis. Daardie middag het ons die gemeente gestig, kerkraadslede gekies en is aangekondig dat ek die eerste konsulent sal wees. Sondag 24 November 1935 is die eerste Nagmaal gevier. Daardie Sondagmiddag is kindertjies deur ds Barger, ds A Ras en myself op verskillende plekke, waar daar nedersettinngs was, gedoop. Dieselfde aand het ek saam met ds Barger teruggereis na Middelburg en vandaar met die trein terug na Trichardtsfontein.

Die eerste jaar wat gevolg het, het ek onder moeilike omstandighede konsulentwerk gedoen. Eers in November 1936 het ek 'n eie motor gekry en kon die bearbeiding geriefliker plaasvind. Dit was arm jare. Die vergoeding vir Junie 1935 tot Julie was tien pond plus reisuitgawes.

Daar was ook lidmate wat van die kerk vervreemd was en met 'n besoek aan die Blydenedersetting het ek van een familie agt kinders gedoop. Wyle ouderling Coenraad de Lange en sy eggenote, ouers van ons skriba van die Kommmissie van die Algemene Kerkvergadering, moes help om 'n paar van die groteres, wat weggehardloop het, in die boomryke omgewing te haal en na die doopbakkie te bring.

In die Nelsriviernedersetting is met 'n ander geleentheid vir my en my vrou tuisgang gereël by 'n arm, maar baie netjiese familie uit Wes-Transvaal. Die moeder moes nog êrens heen nadat sy die plankvloer soos gewoonlik netjies skoon geskrop het. Toe ons daar opdaag het hulle groter dogtertjie om die huis na die

voordeur gekom en gesê: "Oom-hulle moet maar in die kombuis kom sit. Ons het die voorhuis," soos sy die sitkamer genoem het, "net vir die predikant en sy vrou reggemaak."

Dit was by alle ontberings vir my en later ook vir my vrou 'n pragtige stukkie arbeidsgeleentheid in ons Kerk. Dit was vir ons persone so ryk aan die seën van die Here God dat ons Hom altyd daarvoor moet dank. Die hartlikste geluk en seënwense gaan dan van my vrou en my kant af met die vyftigste verjaardag van Sabie aan ds en mevrou Van Jaarsveld, Kerkraad en Gemeente.

**Dr L M le Roux**

# HERINNERINGE VAN DR JOH DREYER

Die Transvaalse kerkvereniging het die gemeentes, wat nie met die vereniging saam wou gaan nie, herderloos gelaat. Vir 'n klein halwe eeu was die herderloosheid 'n groot probleem. Daar het eers verandering ingetree toe die teologiese opleiding aan die Universiteit van Pretoria resultate begin lewer het. Jong manne is afgestudeer en is beroep. So het die verre Wes-Transvaal sy jong predikante gekry: Lichtenburg vir ds P J J Venter en Zeerust ds H P Wolmarans. Oos-Transvaal het verder oos en suid-oos van Heidelberg tewete op Standerton ds T F J Dreyer gekry en Oos-Transvaal tewete oos van Middelburg het ondergetekende as predikant gekry in Lydenburg. Dit het die hele Oos-Transvaal tot aan die Portugese grens by Komati ingesluit.

Hierdie gebied oos van Middelburg het die tyd net bearbeiding gehad in Dullstroom en Roossenekal waar ds M J Goddefroy Woord en Sakrament bedien het. Eindelik het daar hulp gekom vir die verre Oos-Transvaal toe Lydenburg sy eerste predikant in 1925 ontvang het op Dullstroom met die hele verre Oos-Transvaal as arbeidsveld. Hierdie uitgestrekte gebied het die volgende dorpe ingesluit: Belfast, Dullstroom, Lydenburg, Machadodorp, Waterval-Boven, Nelspruit, Sabie, Barberton, Witrivier, Malelaan, Komatipoort. Op ongeveer 'n halfdosyn van hierdie dorpe moes kwartaalliks Nagmaal bedien word.

Die gevolg van dit alles het Sabie, wat toe nog geen aparte gemeente was nie, maar min bearbeiding gekry; maar sulke flinke

kerkmanne as die Heynekes en ander het trou gedoen wat hulle hande gevind het om te doen.

Die Woord sê: Moenie die dag van kleine dinge verag nie (Sagaria 4:10), met die gevolg dat uiteindelik daar tog 'n florerende Hervormde Gemeente gekom het en uiteindelik het verskeie van die gemeentes hulle eie leraars en gereelde bediening gekry. Hulle word toegebid die rykdom van Gods genade.

**Dr Joh Dreyer**

# HERINNERINGE VAN DS P G VAN STADEN

By die geleentheid van die vyftigjarige bestaan van die gemeente Sabie, geleë in die pragtige skilderagtige berge van die Oos-Transvaal, voel ek dankbaar vir die voorreg wat ek gehad het om ook hier te kon arbei. My dienswerk het hoofsaaklik bestaan uit Woord- en Sakramentbediening elke drie maande. Hierdie konsulentwerk is 'n hele aantal jare gedoen vanaf Groblersdal (Van der Hoff-gemeente).

In die jare 1948 was Sabie nog klein maar lewenskragtig. Daar was toegewyde mense, hartlik en liefdevol teenoor my vrou en myself. Ek herinner my ons verblyf by ouderling en mevrou Jan Heyneke en ook by ouderling en mevrou Jan van Rensburg, destyds inspekteur van die Weë-departement.

'n Besonder aangename hoogtepunt was die ingebruikneming van die gemeente se eie kerksaal. My vrou het die deur ontsluit. Die orrel was 'n geskenk van die familie Jan Heyneke.

By die geleentheid het ek ook gaan Nagmaal bedien ver onder in Klaserie op die ruim stoep van een van Sabie se goeie boerefamilies. Terwyl ek besig was, het verskillende wildsoorte, waaronder kameelperde, dig by ons verbybeweeg. Dit was 'n besondere ondervinding tydens 'n erediens.

Kyk ons terug is daar groot dankbaarheid want die Here se seën het nooit uitgebly nie. Vir die toekoms bid ons u toe geloof, hoop en liefde. Ons groet u in die naam van die Drie-enige God. Vrede vir julle.

**Ds Gaaf en Ansie van Staden**

# DIE EERSTE DOPELINGE IN DIE GEMEENTE

Die doopregister van die gemeente toon aan dat die eerste ses kinders, wat in die gemeente gedoop is, almal op 24 November 1935 hierdie sakrament ontvang het. Die interessantheid van hierdie historiese gebeure is dat die ses kinders deur drie verskillende predikante op drie verskillende plekke in die gemeente gedoop is.

Die eerste ses inskrywings in die doopregister van die gemeente van Sabie vertel die verhaal van hierdie besonderse geleentheid in die gemeente se vroeë geskiedenis:

1. 24 Nov 1935 Tweefontein, Ds A Ras: Johan Gerhard.
   Ouers: Dirk Jacobus Pretorius en Susara Magdalena Pretorius (geb Kotzé).
2. 24 Nov 1935 Spitskop, Ds L M le Roux: Benjamin.
   Ouers: David Stephanus Lourens de Bruyn en Martha Maria Catharina de Bruyn (geb Marais).
3. 24 Nov 1935 Spitskop, Ds L M le Roux: Gertruida Wilhelmina Francina.
   Ouers: Andries Daniël van Wyk en Anna Catharina Margaretha van Wyk (geb Botes).
4. 24 Nov 1935 Spitskop, Ds L M le Roux: David Johannes.
   Ouers: Thomas Cornelius Jacobus Davis en Marthina Albertha Davis (geb Bezuidenhout).
5. 24 Nov 1935 Spitskop, Ds L M le Roux: Johannes Cornelius.
   Ouers: Johannes Christian Marthinus Daniël Pretorius en Catharina Magrietha Pretorius (geb Dafoe).
6. 24 Nov 1935 Blyde, Ds A J Barger: Matheus Johannes.
   Ouers: Lukas Marthinus Pieterse en Martha Catharina Jacoba Pieterse (geb Otto).

# ONS DOOPREGISTER: 1936 - 1985

Die doopregister van 'n gemeente bied nie net die name van dopelinge aan nie. Dit is ook 'n interessante aanduiding van watter predikante in die gemeente gearbei het. Die volgende uittreksel uit die doopregister van Sabie-gemeente toon ook die verspreide gebiede aan waar gemeentelede en dopelinge bedien is:

| JAAR | GETAL | PREDIKANT | WAAR GEDOOP |
|---|---|---|---|
| 1936 | 24 | L M le Roux | Tweefontein, Blyde, Spitskop, Landsbrook, Nelsrivier, Brooklands |
| 1937 | 17 | L M le Roux | Sabie, Ceylon, Blyde, Graskop |
| 1938 | 32 | L M le Roux | Nelsrivier, Tweefontein, Ceylon, Sabie, Spitskop, Brooklands, Blyde, Graskop |
| | 2 | A J Nolte | Sabie |
| 1939 | 18 | A J Nolte | Brooklands, Sabie, Nelsrivier, Blyde, Malieveld |
| 1940 | 11 | A J Nolte | Sabie |
| 1941 | 5 | A J Nolte | Brooklands, Sabie |
| 1942 | 1 | D J van Staden | Sabie |
| 1943 | 5 | D J van Staden | Sabie |
| 1944 | 7 | D J van Staden | Sabie, Tweefontein, Ceylon |
| 1945 | 0 | | |
| 1946 | 6 | D J van Staden | Sabie |
| 1947 | 7 | D J van Staden | Sabie |
| 1948 | 3 | D J van Staden | Sabie |
| | 5 | P G van Staden | Sabie |
| 1949 | 7 | F J van Zyl | Sabie, Bedford |
| | 2 | P G van Staden | Sabie |
| 1950 | 8 | P G van Staden | Sabie, Klaserie |
| | 4 | J H Naude | Tweefontein |
| 1951 | 17 | P G van Staden | Sabie, Moriah |
| 1952 | 2 | P G van Staden | Sabie |
| | 1 | A J Nolte | Sabie |
| | 12 | J P B Viljoen | Bedford, Sabie |
| 1953 | 12 | J P B Viljoen | Sabie, Bedford |
| 1954 | 2 | J P B Viljoen | Sabie |
| | 4 | A J Nolte | Sabie |

| JAAR | GETAL | PREDIKANT | WAAR GEDOOP |
|---|---|---|---|
| 1955 | 6 | A J Nolte | Sabie |
| 1956 | 3 | A J Nolte | Sabie |
| | 1 | S P Viljoen | Sabie |
| 1957 | 18 | S P Viljoen | Sabie |
| 1958 | 15 | S P Viljoen | Sabie |
| 1959 | 14 | S P Viljoen | Sabie, Blyde |
| 1960 | 9 | S P Viljoen | Sabie |
| 1961 | 9 | S P Viljoen | Sabie |
| 1962 | 9 | S P Viljoen | Sabie |
| 1963 | 19 | S P Viljoen | Sabie |
| 1964 | 4 | N M J S Heyneke | Sabie |
| 1965 | 3 | N M J S Heyneke | Sabie |
| | 6 | J P B Viljoen | Sabie |
| | 6 | J Breytenbach | Sabie |
| 1966 | 2 | N M J S Heyneke | Sabie |
| | 1 | J P B Viljoen | Sabie |
| 1967 | 12 | J P B Viljoen | Sabie |
| 1968 | 7 | J P B Viljoen | Sabie |
| | 8 | D G S Steyn | Sabie |
| 1969 | 3 | D G S Steyn | Sabie |
| | 24 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1970 | 5 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1971 | 6 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1972 | 13 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1973 | 7 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1974 | 6 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1975 | 8 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1976 | 12 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1977 | 7 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1978 | 12 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1979 | 9 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1980 | 6 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1981 | 11 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1982 | 5 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1983 | 14 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1984 | 12 | G J van Jaarsveld | Sabie |
| 1985 | 5 | G J van Jaarsveld | Sabie |

# GEMEENTELIKE BEARBEIDING IN SABIE

Die Almanak van die Nederduitsch Hervormde Kerk het deur die jare waardevolle inligting oor gemeentes ingesluit. Statistieke dui onder andere die groei en ontwikkeling van gemeentes aan terwyl inligting oor die ringsverband en geestelike bearbeiding ook beskikbaar is.

Statistieke oor die vyftig jaar van Sabie-gemeente se bestaan vertel die verhaal van 'n klein plattelandse gemeente wie se getalle deur die jare wel baie gewissel het, maar nogtans redelik stabiel was weens die stadige groei en ontwikkeling van die plattelandse omgewing. Geestelike bearbeiding het hoofsaaklik uit die hulp van konsulente bestaan. Daar is ook by geleentheid met ander gemeentes in kombinasie getree en dit is eers in 1968 dat 'n residensiële predikant verkry kon word. Nadat hy verskeie jare in Sabie eers as konsulent gedien het, het ds G J van Jaarsveld in 1976 die tweede residensiële leraar geword en die geestelike bearbeiding van Sabie-gemeente op 'n vaste grondslag geplaas. Hy kon voortbou op die kostelike werk wat vorige predikante en konsulente verrig het om Sabie-gemeente in stand te hou.

Nadat die gemeente van Sabie in 1935 onder die leiding van die Ring van Lydenburg gestig is, het die gemeente sedert 1938 onder die Ring van Pretoria geressorteer. Die Ring van Dullstroom het sedert 1951 toesig oor Sabie gehou en vanaf 1967 het Sabie-gemeente onder die Ring van Middelburg geressorteer.

Die volgende gegewens uit die Almanak (1935 - 1985) vertel die verhaal van Sabie. Die gegewens wat teenoor 'n betrokke jaartal verskyn, is in werklikheid op die vorige jaar van toepassing weens die feit dat hierdie inligting gewoonlik eers op 'n latere stadium vir publikasie beskikbaar is.

| JAAR | RING | SIELE | LEDE | PREDIKANT/KONSULENT |
|---|---|---|---|---|
| 1935 | Inligting nog nie in Almanak | | | |
| 1936 | Inligting nog nie in Almanak | | | |
| 1937 | Lydenburg | 282 | 134 | Ds L M le Roux (Trichardt) |
| 1938 | Lydenburg | 160 | 108 | Ds L M le Roux (Trichardt) |
| 1939 | Pretoria | 177 | 122 | Ds A J Nolte (Middelburg) |
| 1940 | Pretoria | 180 | 125 | Ds A J Nolte (Middelburg) |
| 1941 | Pretoria | 201 | 90 | Ds A J Nolte (Middelburg) |
| 1942 | Pretoria | 154 | 77 | Ds A J Nolte (Middelburg) |
| 1943 | Pretoria | 162 | 85 | Ds D J van Staden (Lydenburg) |
| 1944 | Pretoria | 136 | 70 | Ds D J van Staden (Lydenburg) |
| 1945 | Pretoria | 120 | 60 | Ds D J van Staden (Lydenburg) |

| JAAR | RINNG | SIELE | LEDE | PREDIKANT/KONSULENT |
|---|---|---|---|---|
| 1946 | Pretoria | 120 | 60 | Ds P J Booysen (Middelburg) |
| 1947 | Pretoria | 120 | 60 | Ds D J van Staden (Lydenburg) |
| 1948 | Pretoria | 124 | 68 | Ds D J van Staden (Lydenburg) |
| 1949 | Pretoria | 136 | 78 | Ds P G van Staden (Van der Hoff) |
| 1950 | Pretoria | 150 | 90 | Ds P G van Staden (Van der Hoff) |
| 1951 | Pretoria | 297 | 127 | Ds P G van Staden (Van der Hoff) |
| 1952 | Dullstroom | 321 | 150 | Ds H M J Kramer (Dullstroom) |
| 1953 | Dullstroom | 305 | 143 | Ds J P B Viljoen (Nelspruit): Predikant |
| 1954 | Dullstroom | 330 | 180 | Ds J P B Viljoen (Nelspruit): Predikant |
| 1955 | Dullstroom | 253 | 123 | Ds A J Nolte (Lydenburg) |
| 1956 | Dullstroom | 202 | 110 | Ds A J Nolte (Lydenburg) |
| 1957 | Dullstroom | 202 | 110 | Ds J P B Viljoen (Nelspruit) |
| 1958 | Dullstroom | 217 | 115 | Ds S P Viljoen (Lydenburg): Predikant |
| 1959 | Dullstroom | Geen opgawe | | |
| 1960 | Dullstroom | 229 | 116 | Ds S P Viljoen (Lydenburg): Predikant |
| 1961 | Dullstroom | 157 | 150 | Ds S P Viljoen (Lydenburg): Predikant |
| 1962 | Dullstroom | 220 | 130 | Ds S P Viljoen (Lydenburg): Predikant |
| 1963 | Dullstroom | 274 | 163 | Ds S P Viljoen (Lydenburg): Predikant |
| 1964 | Dullstroom | 274 | 163 | Ds S P Viljoen (Lydenburg): Predikant |
| 1965 | Dullstroom | 279 | 160 | Ds N M J S Heyneke (Lydenburg) |
| 1966 | Dullstroom | 307 | 177 | Ds N M J S Heyneke (Lydenburg) |
| 1967 | Dullstroom | 295 | 170 | Ds N M J S Heyneke (Lydenburg) |
| 1968 | Middelburg | 260 | 150 | Ds G J Roos (Middelbuurg) |
| 1969 | Middelburg | 302 | 155 | Ds D G S Steyn (Sabie): Predikant |
| 1970 | Middelburg | 317 | 169 | Ds G J van Jaarsveld (Lydenburg) |
| 1971 | Middelburg | 325 | 180 | Ds G J van Jaarsveld (Lydenburg) |
| 1972 | Middelburg | 276 | 156 | Ds G J van Jaarsveld (Lydenburg) |
| 1973 | Middelburg | 188 | 111 | Ds G J van Jaarsveld (Lydenburg) |
| 1974 | Middelburg | 177 | 114 | Ds G J van Jaarsveld (Lydenburg) |
| 1975 | Middelburg | 297 | 186 | Ds G J van Jaarsveld (Lydenburg) |
| 1976 | Middelburg | 295 | 189 | Ds G J van Jaarsveld (Lydenburg) |
| 1977 | Middelburg | 290 | 188 | Ds G J van Jaarsveld (Sabie): Predikant |
| 1978 | Middelburg | 280 | 175 | Ds G J van Jaarsveld (Sabie): Predikant |
| 1979 | Middelburg | 317 | 180 | Ds G J van Jaarsveld (Sabie): Predikant |
| 1980 | Middelburg | 317 | 180 | Ds G J van Jaarsveld (Sabie): Predikant |
| 1981 | Middelburg | 255 | 165 | Ds G J van Jaarsveld (Sabie): Predikant |
| 1982 | Middelburg | 277 | 178 | Ds G J van Jaarsveld (Sabie): Predikant |
| 1983 | Middelburg | 235 | 158 | Ds G J van Jaarsveld (Sabie): Predikant |
| 1984 | Middelburg | 230 | 158 | Ds G J van Jaarsveld (Sabie): Predikant |
| 1985 | Middelburg | 190 | 158 | Ds G J van Jaarsveld (Sabie): Predikant |

# SABIE-DAGBOEK

**5 APRIL 1934: BOSBOUNEDERSETTINGS BENODIG BEARBEIDING**

Die kwessie van die bosbounedersettings is tydens die sesde vergadering van die Ring van Lydenburg op Witbank bespreek. Daar is heelwat Hervormers in hierdie nedersettings en hulle het bearbeiding nodig. Ds Joh Dreyer was van mening dat 'n gemeente op Sabie en Barberton gestig moet word. Dan is daar bearbeiding en daar kom organisasie. Die vergadering besluit om 'n ringsondersoek te gelas en ds Ras word voorlopig as konsulent van die moontlike nuwe gemeente te Sabie aangewys.

**6 OKTOBER 1934: BARBERTON**

Die stigting van 'n gemeente op Barberton is saam met die moontlike stigting van 'n Hervormde gemeente op Sabie op ringsvergaderings bespreek. Die stigting van 'n gemeente op Barberton het egter eerste 'n werklikheid geword, en wel op 6 Oktober 1934.

**18 APRIL 1935: PROPONENT WORD NA SABIE AFGEVAARDIG**

Tydens die sewende vergadering van die Ring van Lydenburg op Dullstroom het ds Ras 'n rapport van 'n besoek, wat hy in Maart 1935 aan die bosbounedersettings gebring het, voorgelees. Hy het aanvanklik aanbeveel dat 'n gemeente nie gestig word nie, maar dat lede tog bearbei word. Die skriba van die vergadering, ds Joh Dreyer, het egter vir die stigting van 'n gemeente gepleit en ook so 'n voorstel gemaak. Tydens die verdere bespreking het ds Ras en ook ds Mulder op die probleme gewys wat stigting meebring. Ds Ras het gemeen dat daar in so 'n gemeente op ongeveer 8 plekke nagmaal gehou sal moet word. Hy stel egter uiteindelik voor dat 'n proponent se hulp ingeroep moet word om met die saak te help.

Die Ring se uiteindelike besluit was as volg:
". . . nl. dat 'n proponent gevra word om daar vir enige tyd te werk en voorbereidende werk te doen met die oog op 'n moontlike stigting en na gerapporteer is dan sal die Ringskommissie na bevind van sake behandel wat die ewentuele stigting betref." Proponent L M le Roux is afgevaardig om in die Sabie-gebied te gaan arbei alvorens hy sy beroep na Trichardtsfontein aanvaar en bevestig wrod.

**13 SEPTEMBER 1935: SABIE GAAN 'N GEMEENTE KRY**

Tydens 'n vergadering van die Kommissie van die Ring van Lydenburg op Middelburg is 'n brief van ds Ras oor Sabie en ook ds L M le Roux se verslag oor sy besoek aan die nedersettings voorgelees. Volgens die notule van die vergadering het ds Le Roux as volg gerapporteer:
"Hy sê dit sal moeilik wees, maar hy dink tog dat dit wenslik is. Dan kom daar tog organisasie en word die lede vir hulle kerk behou."
Op die voorstel van die skriba, ds Joh Dreyer, en gesekondeer deur ouderling Joubert, het die vergadering besluit om 'n gemeente te Sabie te stig. Die besluit is as volg in die notule aangeteken: "Die stigting sal dan D.V. plaasvind op Sabie om 2.30 nm. op een of ander Saterdag. Daarna sal vir drie verskillende kampe nagmaal bedien word, nl. op Blyde no. 2, Spitskop en Nelsrivier no. 2. Die vergadering besluit om ds. Ras ook te vra om saam te gaan. Dan kan op Ceylon no. 1 ook nagmaal bedien word. Die twee predikantelede van die Ringskommissie sal dan Nagmaal moet bedien op Ceylon en Spitskop en die konsulent en ds. Ras op Blyde en Nelsrivier. Ds. L M le Roux word benoem as konsulent van die te stigte gemeente. Die voorlopige datum van afstigting is die 24e Nov. Mnr. De Bruyn van Spitskop sal gevra word om reëlings te tref vir die stigting op Sabie." Die voorsitter tydens die vergadering was ds A J Barger, terwyl ds J G M Dreyer die skriba was.

**23 NOVEMBER 1935: STIGTINGSVERGADERING**

'n Stigtingsvergadering is op Sabie gehou met die oog op 'n nuwe gemeente vir die Nederduitsch Hervormde Kerk te Sabie. Die vergadering het plaasgevind onder die leiding van ds A J Barger, die Voorsitter van die Ring van Lydenburg, ds J G M Dreyer, die Skriba, en ook ds L M le Roux, wat as die eerste Konsulent van die nuwe gemeente sou optree.

**24 NOVEMBER 1935: DIE EERSTE DOPELING**

Ds A Ras, ds L M le Roux en ds A J Barger het die eerste ses kinders in die Sabie-gemeente onderskeidelik te Tweefontein, Spitskop en Blyde gedoop.

**16 APRIL 1936: RAPPORT OOR SABIE**

As gevolg van buitengewone omstandighede kon die Sabie-gemeente nie verteenwoordigers na die agtste vergadering van

die Ring van Lydenburg op Trichardt stuur nie. Die vergadering rapporteer ook dat die opdrag van die vorige Ringsvergadering uitgevoer is, naamlik dat 'n gemeente op Sabie gestig is met ds L M le Roux as konsulent. Die ringsfonds is ook tot £5 vir 1936 verhoog ten einde die uitgawes vir die werk op Sabie te dek.

**18 EN 19 JULIE 1936: NAGMAAL**

Die wyk Nelsrivier vier hul eerste Nagmaal

**28 FEBRUARIE 1937: NAGMAAL**

'n Gesamentlike Nagmaal word deur die gemeente gevier.

**28 FEBRUARIE 1937: GEMEENTE- EN KERKRAADS-VERGADERINGS**

Reeds tydens die gemeentevergadering is daar voorgestel en ook besluit om 'n boufonds te stig.
Volgens die Kerkvergadering was die gemeente se geldsake as volg:

| | | |
|---|---|---|
| "Inkomste vanaf 24 Nov. 1935 tot 28 Febr. 1937 | : | £47.17.6 |
| Algemene uitgawe 24 Nov. 1935 tot 28 Febr. 1937 | : | £42.12.9 |
| Balans op hand | : | £ 5.4.9 |

Ds Le Roux het tydens die vergadering ook daarop gewys "dat Sabie nog altyd hul onkostes kon dra."

**12 FEBRUARIE 1939: GEMEENTEVERGADERING**

'n Gemeentevergadering is in die Winsorsaal te Sabie gehou.

**11 JUNIE 1939: KERKRAADSVERGADERING**

Tydens die vergadering is daar besluit dat 'n tiekie-aand en basaar gehou sal word om geld in te samel.

**8 OKTOBER 1939: GEMEENTESAKE VORDER**

Tydens 'n Kerk- en Gemeentevergadering is kerkraadslede vir Ceylon, Nelsrivier, Graskop en Blyde gekies. Daar is ook gerapporteer dat die gesamentlike basaars van Graskop en Sabie 'n bedrag van £37.00 opgelewer het, terwyl die funksies en kollekte van die verskeie nedersettings 'n verdere £26.00 bygedra het. Die kassier het die aandag van die gemeente daarop gevestig dat dit die eerste keer sedert die stigting is dat die gemeente in staat was om al hul skulde te betaal met nog 'n bate van £20.00 in die bank.

**27 JANUARIE 1951: DIE NUWE KERKGEBOU WORD INGEWY**

Nagmaal word gevier en die nuwe kerkgebou word deur ds P G van Staden, Konsulent van die gemeente, amptelik geopen. Ds J Storm, Voorsitter van die Ring van Pretoria, lewer die wydingsrede.

**27 JANUARIE 1951: BOUKOSTES**

Die voorsitter van die Boukommissie, br J C Heyneke, het tydens 'n gemeentevergadering verslag gedoen dat die boukostes vir die kerkgebou ongeveer £2 700 beloop en dat £1 900 reeds betaal is. Die gemeenteskuld beloop £800. Die notule van die vergadering maak ook hierdie opmerking in hierdie verband: "Na bespreking is dit heel duidelik dat hierdie gemeente een van die gelukkigste klein gemeentetjies is om 'n kerkgebou (wat) nuut gemeubileer is (te hê) en net £800 skuld het."

**28 APRIL 1951: KOMBINASIE MET NELSPRUIT**

Die Kerkraad en gemeente besluit om 'n kombinasie met Nelspruit te aanvaar en dat een-derde van die traktement betaal sal word. Daar word ook gerapporteer dat transport ontvang is vir erf 182 te Sabie en dat die koste £18.00 beloop het.

**17 NOVEMBER 1951: LERAAR WORD BEROEP**

Tydens 'n gekombineerde Kerkraadsvergadering van Sabie en Nelspruit word besluit dat 'n predikant beroep sal word en dat die standplaas Nelspruit sal wees.

**28 SEPTEMBER 1951: HULPFONDS**

Ds AJ Nolte het die Kerkraad tydens 'n buitengewone Kerkraadsvergadering toegespreek oor 'n beoogde hulpfonds vir die opleiding van meer predikante, die beroeping van predikante asook vir die oprigting van kerkgeboue.

**2 FEBRUARIE 1952: PREDIKANT BEROEP**

Die Kerkraad rapporteer tydens 'n gemeentevergadering dat ds J P B Viljoen van die Wonderfontein-gemeente reeds op 26 Januarie 1952 na die gemeente beroep is.

**10 MEI 1952: DS J P B VILJOEN**

Ds J P B Viljoen word tydens 'n Kerkraadsvergadering welkom geheet.

**10 EN 11 MEI 1952: ONTVANGS EN BEVESTIGING**

Die gemeente vier Nagmaal en die verwelkoming, ontvangs en bevestiging van ds Viljoen vind plaas.

**9 AUGUSTUS 1952: GEREFORMEERDE GEMEENTE**

'n Gemeentevergadering besluit om die kerkgebou aan die Gereformeerde gemeente beskikbaar te stel om elke derde week dit te mag gebruik.

**22 NOVEMBER 1952: KOMBINASIE**

Tydens 'n gesamentlike Kerkraadsvergadering te Witrivier besluit die gemeentes van Nelspruit, Sabie en Plaston om 'n kombinasie te vorm.

**11 SEPTEMBER 1954: OMHEINING**

Die Kerkraad en gemeente besluit om die kerkgronde behoorlik te omhein.

**25 SEPTEMBER 1955: OMHEINING**

Daar word aan die gemeente gerapporteer dat die omheiningswerk afgehandel is en dat die materiaal £54 gekos het.

**8 OKTOBER 1955: MATTE**

Die kerkraad en gemeente keur die aankoop van matte vir die kerkgebou goed.

**4 DESEMBER 1955: KOMBINASIE**

Tydens 'n buitengewone Kerkraadsvergadering word die vorming van 'n kombinasie met Lydenburg goedgekeur.

**7 APRIL 1956: DS S P VILJOEN**

Tydens 'n Kerkraads- en gemeentevergadering word daar van ds A J Nolte afskeid geneem en aangekondig dat die Kerkraad besluit het om 'n kombinasie met Lydenburg te vorm en dat ds S P Viljoen beroep is.

**13 APRIL 1957: STEMREG**

Tydens 'n Kerk- en gemeentevergadering kondig die Voorsitter, ds S P Viljoen, aan dat die Algemene Kerkvergadering besluit het dat

"aangesien susters volwaardige lidmate van die Kerk is hulle kan stem in kerksake."

**8 NOVEMBER 1958: S P ENGELBRECHT-VERSAMELING**

'n Kerkraadsvergadering keur 'n donasie van £5 goed ten gunste van die S P Engelbrecht-versameling se bergruimte-boufonds.

**24 JANUARIE 1959: JANSEN-ERF**

Die Kerkraad aanvaar met dank die skenking van erf 208 te Graskop deur mevrou H Jansen.

**5 AUGUSTUS 1959: PELGRIMSRUS**

Daar was verskeie Hervormde huisgesinne in Pelgrimsrus wat vroeër onder Lydenburg geressorteer het. Hulle het geografies eerder by Sabie gepas. Die Kerkraad het egter onderneem om met hulle in verbinding te tree.

**7 NOVEMBER 1959: PELGRIMSRUS**

Tydens 'n Kerkraadsvergadering is daar aangekondig dat Pelgrimsrus met onderlinge ooreenkoms van Lydenburg afgestig is en by Sabie ingelyf is weens die geografiese ligging en die nader en beter vervoerfasiliteite.

**7 NOVEMBER 1959: HERDENKINGSFEES WORD BEPLAN**

Die Kerkraad besluit om die gemeente se vyf-en-twintigjare bestaan op 19 en 20 November 1960 feestelik te herdenk.

**23 JANUARIE 1960: ERF EN FEES**

Ouderling Heyneke het tydens 'n Kerkraadsvergadering opdrag gekry om die Kerk se erf te Graskop te verkoop aangesien dit net 'n uitgawe vir die gemeente is en dat erfbelasting betaal moet word. Die volgende kommissie word ook aangestel om die gemeente se herdenkingsfees op 19 en 20 November 1960 te reël: ds S P Viljoen, ouderlinge De Clerq, Heyneke en Joubert en br Schnettler.

**23 APRIL 1960: OPKNAPPING VAN GEBOU**

Die Kerkraad besluit om voort te gaan met die opknapping van die gebou en terreinverfraaiing.

**19 EN 20 NOVEMBER 1960: FEESDIENS**

Die gemeente gedenk hul vyf-en-twintigste bestaansjaar. Ds J P B Viljoen behartig die voorbereidingsdiens en die voorstelling van lidmate terwyl die feesdiens en Nagmaal onder leiding van ds L M le Roux geskied. Ds A J Nolte hanteer die doop- en dankseggingsdiens.

**16 NOVEMBER 1964: DS S P VILJOEN**

Die Kerkraad keur die akte van losmaking goed soos voorgelê deur ds S P Viljoen na aanleiding van sy beroep.

**8 MAART 1964: LERAARSHULP GEVRA**

In 'n skrywe aan Lydenburg-gemeente word die gemeente versoek om hul leraar, ds Heyneke, met ooreenkoms vir dienste te Sabie beskikbaar te stel.

**12 SEPTEMBER 1964: LERAARSHULP**

Tydens 'n Kerkraadsvergadering word aangekondig dat Lydenburg weens ds Heyneke se gesondheidstoestand hom nie vir dienste te Sabie kan afstaan nie. Daar word besluit om weer 'n kommissie te stuur om by hulle weer vir hulp te gaan pleit.

**5 JUNIE 1966: DEELTYDSE BEARBEIDING**

Die Kerkraad van Nelspruit besluit om in te stem tot die versoek van Sabie om die deeltydse bearbeiding deur hul predikant, ds J P B Viljoen.

**22 MAART 1968: BEROEP VAN PREDIKANT**

Ds J P B Viljoen het tydens 'n Kerkraadsvergadering die stand van pastorale bearbeiding in die gemeente geskets en voorgestel dat 'n predikant beroep word om die bearbeiding te bevorder. Die Kerkraad het dit goedgekeur om na raadpleging met die gemeente 'n predikant te beroep en om ook 'n versoek aan die Algemene Kommissie vir hulp te rig.

**21 APRIL 1968: PREDIKANT**

Die gemeente keur dit eenparig goed dat 'n eie predikant vir die gemeente beroep word.

**26 JUNIE 1968: KOMBINASIE**

Tydens 'n gekombineerde Kerkraadsvergadering van Dullstroom en Sabie te Lydenburg word besluit om 'n kombinasie te vorm en 'n beroep op ds D G Steyn van Duncanville uit te bring.

**24 AUGUSTUS 1968: PASTORIE**

Tydens 'n Kerkraadsvergadering is daar aanbeveel dat die huis van mnr Titlestad op die hoek van Lydenburg- en Fordstrate as pastorie aangekoop word.

**9 NOVEMBER 1968: PASTORIE**

Tydens 'n gemeentevergadering is daar aangekondig dat die huis van mnr Titlestad as pastorie aangekoop is.

**7 MAART 1969: BEROEP AANGENEEM**

Ds Steyn kondig tydens 'n Kerkraadsvergadering aan dat hy 'n beroep na Westonaria aangeneem het.

**24 MEI 1969: DIENS PER MAAND**

Ds G J van Jaarsveld kondig tydens 'n Kerkraadsvergadering aan dat hy elke maand een diens te Sabie sal hou.

**28 AUGUSTUS 1971: PASTORIE**

Die Kerkraad besluit om nie meer die pastorie te verkoop nie.

**17 AUGUSTUS 1974: EIE PREDIKANT**

Die gedagte om 'n eie predikant vir die gemeente is tydens 'n Kerkraadsvergadering genoem.

**23 NOVEMBER 1974: EIE PREDIKANT**

Die kerkraad en gemeente besluit om teen die einde van 1975 'n predikant te beroep. Hierdie besluit is later op 15 Februarie 1975 weer deur die Kerkraad bevestig.

**13 JULIE 1975: VERBAND OP PASTORIE**

Tydens 'n spesiale Kerkraadsvergadering het die Voorsitter gerapporteer dat die verband op die pastorie deur die Kerk oorgeneem is. Die kassier het ook opdrag gekry om die aftrekorder by die bank ten gunste van die bougenootskap te kanselleer.

**22 NOVEMBER 1975: BELANGRIKE BESLUITE**

Die Kerkraad en gemeente besluit om die kerkgebou op te knap en om op 18 Januarie 1976 'n predikant te beroep.

**16 JANUARIE 1976: BEROEP**

Ds G J van Jaarsveld word na Sabie beroep.

**15 FEBRUARIE 1976: NUWE PREDIKANT**

Die Kerkraad het tydens 'n spesiale vergadering die volgende reëlings ten opsigte van ds van Jaarsveld se koms na Sabie bespreek:
- Sy afskeid van Lydenburg op 29 Februarie 1976
- Sy verhuising na Sabie op 3 Maart 1976
- Sy verwelkoming te Sabie op 5 Maart 1976
- Sy bevestiging en intreepreek op 7 Maart 1976

**7 MAART 1976: DS G J VAN JAARSVELD**

Ds G J van Jaarsveld word as predikant ontvang en bevestig.

**29 MAART 1979: KERKGEBOU OPGEKNAP**

Die Kerkraad gee die Finansiële Kommissie opdrag om die kerkgebou se dak, wat opknapping benodig, te ondersoek. Die opknappingswerk is teen 10 Augustus 1979 voltooi.

**2 NOVEMBER 1979: ORREL**

Die Kerkraadsbesluit van 23 September 1979 word deur die Kerkraad bevestig om die orrel van die gemeente van Wespark te koop.

**4 MEI 1984: FEESJAAR BEPLAN**

Die Voorsitter kondig tydens 'n Kerkraadsvergadering aan dat die gemeente in 1985 vyftig jaar oud sal wees en dat ouderling J F T Bartmann sal meehelp om die geskiedenis van die gemeente in 'n publikasie saam te vat.

**24 NOVEMBER 1985: VYFTIG JAAR OUD**

Die gemeente van Sabie vier sy halfeeufees met 'n spesiale herdenkingsdiens. 'n Brosjure oor die geskiedenis van die gemeente word ook uitgereik.

# DIE GEMEENTE VAN SABIE
# 1985

Die volgende broeders en susters het gedurende die halfeeufeesjaar 1985 op die Kerkraad en ander kerklike komitees gedien en ook ander kerklike werk verrig:

**PREDIKANT:** Van Jaarsveld, ds G J

**KERKRAAD:**

| OUDERLINGE | DIAKENS |
|---|---|
| Scholtz, J L | Van Schalkwyk, A J |
| Du Plessis, P J | Van Heerden, J D |
| Heyneke, J C | Van Dyk, B N |
| Otto, W | Hills, A L |
| Venter, S M | Potgieter, C A |
| Thom, W H F | Struweg, S P |
| Dekker, J L | Botha, C G S (suster) |
| Grobler, P H | Gouws, F J |
| Potgieter, M J | Van Tonder, B J |
| Van Schalkwyk, M J C | Muller, P J |
| Swarts, M L | Smith, J F |
| Botha, J F | Du Plessis, J H |
| Van der Vyfer, P A | |
| Lamprecht, J C | |
| Grüber, A F | |
| Lourens, H | |
| Bartmann, J F T | |

**OUDERLINGSVERGADERING**

Scholtz, J L (voorsitter)
Du Plessis, P J (onder-voorsitter)
Heyneke, J C (uittredende voorsitter)

**DIAKENSVERGADERING**

Van Schalkwyk, A J (voorsitter)
Van Heerden, J D (sekretaris)

**SKRIBA:** Müller, broeder F F
Bartmann, ouderling J F T (waarnemend)

**KASSIER:** Fraser, suster M E

**FINANSIËLE KOMMISSIE**

Van Jaarsveld, ds G J
Fraser, suster M E
Heyneke, broeder J C (jnr)
Müller, broeder F F
Van Dyk, diaken B N

**KOLLEKTANTE:**

| | |
|---|---|
| | Heyneke, suster C A |
| | De Beer, suster M J |
| **KATEGETE:** | Van Jaarsveld, ds G J (hoof) |
| | Hills, diaken A L |
| | Hills, suster M |
| | Muller, suster J |
| | Van Schalkwyk, suster S |
| | Grobler, suster M |
| | Grüber, ouderling A |
| | Bartmann, ouderling J F T |
| **N H S V:** | Van Jaarsveld, mevrou F M J (voorsitster) |
| | Heyneke, suster C A (onder-voorsitster) |
| | Hills, suster M (sekretaresse) |
| | Muller, suster J (kassiere) |
| | Gouws, suster A. |
| | Potgieter, suster B. |
| **KOSTER:** | Potgieter, broeder H J |
| **ORRELIS:** | Van Jaarsveld, mevrou F M J |



**Ds G J van Jaarsveld.**



**Kerkraad**
*Agter (v.l.n.r.):*
J F Botha, A J van Schalkwyk, M L Swarts, C A Potgieter, H Lourens, A L Hills en F J Gouws.
*Staande (v.l.n.r.):*
M J de Beer, P H Grobler, W H F Thom, M C J van Schalkwyk, M J Potgieter, B N van Dyk, J C Lamprecht en C G S Botha.
*Sittende (v.l.n.r.):*
J C Heyneke, W Otto, ds G J van Jaarsveld, M E Fraser en S M Venter.
*Voor (v.l.n.r.):*
S P Struweg, J L Scholtz, B J van Tonder, J D van Heerden.
Afwesig: P J du Plessis, P A van den Vyfer, F F Müller, P Muller, L J Dekker, C A Heyneke en J F T Bartmann.



**Finansiële Kommissie**
Broeder J C Heyneke (jnr), ds G J van Jaarsveld, suster M E Fraser en diaken B N van Dyk.



**Van die langste dienende Kerkraadslede**
Ouderlinge J C Heyneke, W Otto, W H F Thom en S M Venter.



**N H S V-bestuurslede**
*Agter (v.l.n.r.):*
M Hills en A Gouws.
*Voor (v.l.n.r.):*
B Potgieter, J Muller, F M J van Jaarsveld (voorsitster) en C A Heyneke (onder-voorsitster)



**N H S V-lede**
*Agter (v.l.n.r.):*
R Otto, M de Beer, B van Schalkwyk, B Rheeder, B Potgieter, M van Schalkwyk, M Thom, N Venter, C Oosthuisen, M Grobler en Strydom.
*Middel (v.l.n.,r.):*
Lombard, B Potgieter, J Muller, M Hills, F M J van Jaarsveld, C A Heyneke en A Gouws.
*Voor (v.l.n.r.):*
B Heyneke, B van Dyk, S van Schalkwyk, G Swart, K Lamprecht en B Scholtz



Jeuggroep saam met ouderling A Grüber en suster C Oosthuisen.



Kategesegroep.



**Kategete**
*Staande (v.l.n.r.):*
S van Schalkwyk, A L Hills en M Grobler.
*Sittende (v.l.n.r.):*
J Muller, ds G J van Jaarsveld en M Hills.
Afwesig: J F T Bartmann

# DS EN MEV G J VAN JAARSVELD

Ds G J van Jaarsveld, die huidige en ook die langste dienende predikant in die Sabie-gemeente, is ook een van die oudste diensdoende predikante in die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika.

Hy het aan die Universiteit van Pretoria gestudeer waar hy in 1948 die kwalifikasie, BA BD verwerf het. Hy is daarna op 15 Januarie 1949 te Randpoort as predikant georden. Hier het hy gehelp om 'n gemeente af te stig en 'n kerkgebou te bou. Die gemeente het op 18 Maart 1956 van hom afskeid geneem met sy aanvaarding van 'n beroep na Sannieshof.

Sy gemeentelike werk in Sannieshof het hom in 'n uigestrekte gebied in die Noord-Kaap, Kuruman, Sishen (nou Kathu), Daniëlskuil, Postmasburg, Olifantshoek en Upington besig gehou. Daar is vandag vier gemeentes in hierdie eertydse werksveld van ds Van jaarsveld. Onder sy leiding is 'n kerkgebou in Kuruman gekoop en is 'n kerkgebou en 'n pastorie op Sannieshof gebou.

Die gemeente van Sannieshof het op 7 Januarie 1968 van hom afskeid geneem en hy het sy taak as leraar in Lydenburg voortgesit. Hiervandaan het hy sy taak in die Oos-Transvaal aangepak en benewens Komatipoort ook Sabie sedert 1969 bedien. Sy onbaatsugtige diens en liefde vir sy Kerk en sy ontferming oor die lot van sy mense in die Kerk het duidelik gespreek toe hy in 1976 ja op die beroep van die gemeente van Sabie geantwoord het. Hy was toe reeds welbekend onder gemeentelede en hy en sy eggenote het met groot ywer en liefde hul werk in Sabie begin. Mevrou Van Jaarsveld het hom al die jare en ook in Sabie as orrelis en op al die ander terreine waar sy nodig was, getrou bygestaan.

Die halfeeufeesjaar van die gemeente van Sabie is ook vir hom en sy gade van besondere persoonlike betekenis aangesien sy eerste dekade van pastorale diens in die gemeente ook in herinnering gebring word.

Die gemeente van Sabie spreek hul diepste dank en waardering uit jeens ds en mevrou Van Jaarsveld vir hul toegewyde diens aan die gemeente. Gods ryke seën en voorspoed word hulle vir die toekoms toegewens.



**Ds en mevrou G J van Jaarsveld.**

# DIE KERKGEBOU

Die gemeente van Sabie het op Saterdag 27 Januarie 1951 'n besondere mylpaal beleef toe 'n eie kerkgebou ingewy en in gebruik gestel is. Ds P G van Standen, die destydse Konsulent, het die kerkgebou se opening waargeneem waarna ouderling J C Heyneke, die Voorsitter van die Boukommissie, die sleutel aan mev P G van Staden oorhandig het vir die oopsluit van die voordeur.

Ds J D Storm, die destydse Voorsitter van die Ring, het die wydingsrede waargeneem en groeteboodskappe is onder andere deur ds Naude, ds P G van Staden, ds Van den Berg, ouderling J C Heyneke (snr) en ouderling Booyse namens omliggende gemeentes gelewer.

Die ingebruikneming van 'n eie kerkgebou was 'n lang gekoesterde ideaal en sou 'n belangrike rol speel om die gemeente en kategesekinders 'n bymekaarkomplek te bied. Voorheen het die gemeente nie 'n eie vaste en gerieflike vergaderplek gehad nie. Sedert die dae van die stigting van die gemeente in 1935 in die kerkgebou van 'n susterskerk, is dienste gereeld in die onderskeie afgeleë wyke gehou. Volgens Oom Jan Heyneke, jarelange kerkraadslid in die gemeente, is basaars, kerkdienste, nagmaalvieringe en vergaderings ook gereeld in huise, motorhuise, die sinkgeboutjie van die Engelse kerk langs die munisipale kantoor, die ou Glynnsaal en ook die kerkgebou van die NG-gemeente gehou. Besoekende predikante het ook dikwels by gemeentelede tuisgegaan.

Oom Jan Heynke het later self ook 'n groot rol met die aanvoorwerk vir 'n eie kerkgebou gespeel. Hy is as Voorsitter van die Boukommissie aangewys en daar is ywerig deur die Kerkraad en lidmate saamgewerk om geld vir die bouprojek in te samel. Die som van £1 200 is byvoorbeeld in een jaar ingesamel. Grond was egter skaars maar Oom Jan het die erf, waarop die kerk vandag staan en wat voorheen aan Paul Ahlers van Pelgrimsrust behoort het, vir die gemeente bekom. Bouwerk kon daarna begin en uiteindelik het die erf, voltooide gebou en meublement 'n bedrag van £2 800 gekos.

Die uiteindelike voltooide kerkgebou van die gemeente van Sabie op die hoek van Kerk- en Leastrate in Sabie vertoon 'n baie interessante argitektuur. Die grondplan van die gebou is wel baie

eenvoudig, naamlik 'n oop ingangsportaal, saalgedeelte en 'n konsistoriegedeelte, maar is nogtans 'n tipiese voorbeeld van kerkgeboue wat in die vroeë jare voor en selfs na die eeuwisseling op die Transvaalse platteland deur kerkgemeenskappe opgerig is. Die fasade-gewels van die gebou vertoon sterk ooreenkomste met die ou Kaaps-Hollandse boustyle van die Kaap, maar is nogtans ook tipies van gebou-fasades wat gedurende die dertigerjare en later gedurende hierdie eeu opgerig is. Die Geloftekerk in Pietermaritzburg asook 'n eertydse kerkgebou in Graskop, nou 'n kleuterskoolkompleks, is enkele voorbeelde van geboue wat sterk ooreenkomste in voorkoms met Sabie se kerkgebou vertoon.

Die gebou verbind onmiskenbaar die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die res van Transvaal en ook Suid-Afrika met dié van Sabie se gemeente. Die gebou is nie net 'n kerklike tuiste nie, maar ook 'n simbool van die gemeente se ideaal en behoefte om as 'n kerkgemeenskap en lidmate bymekaar te wees in 'n landstreek wat nie net die opperste natuurskoon aanbied nie, maar ook 'n belangrike lewensbestaan vir talle mense en ook lidmate van die Nederduitsch Hervormde Kerk.

Alhoewel sekere kleiner veranderings deur die jare aan die gebou aangebring is, soos byvoorbeeld 'n meer doeltreffende venster-stelsel en verbeterings aan die dak en interieur, vertoon die gebou nog steeds sy belangrikste oorspronklike elemente. Die toekoms mag dalk meebring dat verdere fisiese geriewe vir 'n Hervormde kerkgemeenskap te Sabie nodig mag word, maar Hervormers moet dit altyd onthou dat hul kerkgebou op die hoek van Kerk- en Leastrate 'n besondere historiese en kultuurhistoriese agtergrond het en dat dit altyd in berekening gebring moet word met toekomstige ontwikkelinge.

Predikante, kerkraadslede en gemeentelede mag kom en gaan, maar die kerkgebou staan daar as monument vir baie geslagte om in te vergader en te aanbid. Dit is die skakel met die verlede maar ook die vergaderplek van toekomstige geslagte.



Die huidige kerkgebou.



**Kerkraadslede en predikante tydens die inwyding van die kerkgebou in 1951**

*Vierde ry (v.l.n.r.):*
K Oosthuizen en W Otto.
*Derde ry (v.l.n.r.):*
J H Smal, A Strydom, J C Heyneke, W Smal en J van Rensburg.
*Tweede ry (v.l.n.r.):*
S Schnettler en Rossouw.
*Voor (v.l.n.r.):*
Ds P G van Staden, ds P J Storm, ds A J Nolte en ds Van den Berg (NG-kerk).

ERRATUM: Die voorste ry moet lees:

Ds P G van Staden, ds J D Storm,
ds J H Naude en ds Van den Berg (NG-Kerk)

# BOODSKAP VIR DIE TOEKOMS

Aan die einde van ons geskrif is dit seker gepas dat ons ons Hemelse Vader dank vir Sy goedheid en genade. Hy het die krag en die wil gegee aan mense om te bou aan Sy gemeente tot waar dit vandag is.

En nou begin ons die volgende vyftig jaar. Wat sal die toekoms vir ons inhou? Wie kan sê?

Die gemeente van ons Here Jesus Christus het egter niks te vrees nie. Ons slaan ons oë op na Bo en saam met die digter sê ons: "Maar ek vertrou op U, Here, ek sê: U is my God. My tye is in U hand." (Psalm 31:15 en 16).

**Ds G J van Jaarsveld.**

# BRONNE


1. ARGIVALE BRONNE
   *Argiefbewaarplek van die Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, Pretoria*
   Notuleboek van die Ring van Lydenburg, Volume 1.
   Notuleboek van die Kerkraad en Gemeente, Sabie, 1935.11.23 - 1954.05.22.

   *Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, Sabie-gemeente, Sabie*
   Notuleboek van die Kerkraad en Gemeente, 1954.09.11 - 1985.
   Notuleboek van die Gemeente, 1974.02.09 - 1985.
   Doopregister, 1935 - 1985.

2. PERIODIEKE PUBLIKASIES
   *Almanak en Bybelse Dagboek,* Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika, 1936 - 1985.

3. TYDSKRIFARTIKELS
   *Die Hervormer,* 1935 - 1985 (Artikels oor Sabie-gemeente)

4. PERSOONLIKE MEDEDELINGS (SKRIFTELIK EN MONDELING)
   DREYER, Dr J G M, Van Riebeeckstraat 97, Potchefstroom, 1985.08.21.
   HEYNEKE, ouderling J C, Fordstraat 18, Sabie, 1984.05.04 - 1985.06.30.
   LE ROUX, dr L M Driekoppenweg 93, Waterkloofhoogte, Pretoria, 1985.08.21.
   VAN JAARSVELD, Ds G J, Posbus 3, Sabie, 1984.05.04 - 1985.09.18.
   VAN STADEN, ds P G, Posbus 35952, Menlo Park, Pretoria, 1985.08.21.

